SUID-AFRIKAANSE RADIOLIGA

SARL NUUS SONDAG 3 MAART 2002

Dit is amateurradiostasie ZS6SRL van die Suid-Afrikaanse Radioliga, die nasionale vereniging vir amateurradio in Suid-Afrika, met 'n nuusbulletin wat elke Sondag om 08:15 Sentraal Afrika Tyd (SAT) in Afikaans en om 8:30 SAT in Engels uitgesaai word.

Hierdie bulletin is ook op die webwerf van die SARL by www.sarl.org.za en op pakketbulletinborde beskikbaar.

In die nuus vandag:

KOMENDE WEDSTRYDAKTIWITEITE

SARL HF-VELDDAGKOMPETISIE

AMATEURRADIO EN DIE IRS

Bly ingeskakel vir meer besonderhede hieroor en ander nuusitems.

Besoek ook die SARL-webblad of skakel die SARL-kantoor wat vanaf 09:00 tot 13:00 op weeksdae oop is by telefoon 011 675-2393 vir inligting oor hoe om by die SARL aan te sluit, boekverkope en alle verwante amateurradioaangeleenthede.

Die SARL nuusdiens nooi klubs en individue om nuus aangaande amateurradio slegs aan sarlnews@hotmail.com te stuur.

NUUSITEMS WAT NA ANDER ADRESSE GESTUUR WORD MAG VERLORE GAAN EN NIE IN BULLETINS INGESLUIT WORD NIE. Indien moontlik stuur dit asb in Afrikaans sowel as Engels en stuur dit vroeg in die week.

U luister na ZS6SRL.

Die nuus volg in besonderhede:

KOMENDE WEDSTRYDAKTIWITEITE

Die SARL se wedstydseisoen begin in Maart met twee kompetisies en word gevolg deur nog twee in April.

Die eerste gebeurtenis is die SARL HF-Velddag wat alreeds volgende naweek plaasvind en waarvan volle besonderhede in die volgende nuusitem verskaf word.

Die daaropvolgende naweek van 16 en 17 Maart 2002 sien die eerste been van die SARL BHF/UHF-wedstryd wat om 12:00 SAT op die 16de begin en 24 uur later om 12:00 SAT op die 17de eindig. Nico ZS4NS het 'n klein Windowsprogram wat hierdie wedstryd hanteer.

Om 19:00 SAT op Donderdag 4 April 2002 vind die eerste SARL 80-meter QSO-geselligheid vir die jaar plaas.

Die SARL HAMNET 40-meter Gesimuleerde Noodwedstryd vind plaas op Sondag 14 April 2002 en begin om 14:00 SAT en eindig om 16:00 SAT.

Besoek die SARL webwerf by www.sarl.org.za en laai die reëls vir die spesifieke wedstryd af. Die algemene wedstrydreëls asook die opsommingsblad en logstate kan ook afgelaai word.

SARL HF-VELDDAGKOMPETISIE

Die eerste SARL kompetisie vir die jaar, die SARL HF-Velddag word oor die naweek van 9 en 10 Maart 2002 gehou. Dit begin om 12:00 SAT op die Saterdag en eindig om 12:00 SAT op die Sondag. Die doel van die HF- Velddag is om amateurs in Suider-Afrika te betrek in 'n kompeterende en sosiale byeenkoms wat onder gesimuleerde noodtoestande plaasvind. Die kompetisie is oop vir alle gelisensieërde amateurs in Suider-Afrika.

ESB- en GG-kontakte mag slegs op die 160, 80, 40 en 20 m bande gemaak word. Elke stasie mag slegs een keer per band gewerk word ongeag die modus, en kruismodus- en kruisbandkontakte is nie toe gelaat nie. Daar is twee kategorieë van deelname: Enkeloperateur of Multioperateur. Slegs een roepsein per stasie is toelaatbaar. In die geval van multioperateurstasies waar meer as een send-ontvanger gebruik word moet alle operateurs dieselfde roepsein gebruik. Die draagbare agtervoegsel "/D" moet deur alle deelnemers gebruik word.
Slegs draad- en tuisgemaakte vertikale antennas is toegelaat en geen antennas mag voor 09:00 SAT op Saterdag 09 Maart 2002 opgerig word nie.
Mensgemaakte ondersteuningstrukture wat permanent op die perseel is mag nie gebruik word nie.

Daar is geen beperking op die hoeveelheid send/ontvangers wat gebruik mag word nie, maar stasies mag nie meer as twee seine op enige tyd op die lug hê nie, en dit moet op verskillende bande wees. Die maksimum uitsetkrag wat gebruik mag word is 100 W PEP.
Geen radiotoerusting mag in enige permanente gebou op die perseel gehuisves word nie en geen toerusting mag voor 09:00 SAT op die Saterdag na die perseel gebring word nie. Vir elke kontak moet die RS(T) en 'n reeksnommer wat by 001 begin per band gegee word.

Daar is agt roepgebiede om te kontak: Area 1: ZS1; Area 2: ZS2; Area 3: ZS3; Area 4: ZS4; Area 5: ZS5; Area 6: ZS6; Area 7: 3DA, 7P8, 7Q, 9J, A2, C9, D2, V5 en Z2 en Area 8: Stasies in die res van die wêreld.

Die adres vir logstate is: SARL HF-Velddagkomitee, p/a Dennis Green ZS4BS, Posbus 12104, Brandhof, 9324. E-pos aan zs4bs@netactive.co.za.
Besoek die SARL webwerf by www.sarl.org.za vir die volledige reëls.

AMATEURRADIO EN DIE IRS

Die Internasionale RuimteStasie se bevelvoerder Yury Onufrienko, RK3DUO, het verlede naweek dmv amateurradio met studente van die Kursk Tegniese Universiteit, sowat 400 km suid van Moskou geleë, gepraat.

Dit was slegs die tweede ARISS QSO met 'n Russiese skool en die eerste vir Unofrienko wat die RS0ISS roepsein gebruik het.

In nog ARISS-nuus, die Ekspedisie 4 bemanning het verlede naweek 'n nuwe pakket TNC geïnstalleer. Die pakketstelsel is nou vir die eerst keer onder die roepsein RS0ISS operasioneel.
Die opwaartse frekwensie is 145,990 MHz en die afwaartse frekwensie 145.800 MHz. Amateurs word versoek om NIE boodskappe vir die bemanning te laat nie aangesien daar nie 'n rekenaar aan die stelsel gekoppel is nie en die bemanning baie min tyd het om op boodskappe te reageer.

Die volle amateur ekspedisie 4 bemanning het min tyd gehad om aan ARISS skoolkontakte te wy. Drie uitstappies na buite waarvan twee die installering van amateurradio antennas op die IRS-diensmodule ingesluit het, het tyd gebruik wat andersins vir kontakte gebruik kon gewees het.
Elke een-dag uitstappie betrek die hele bemanning vir meer as vyf dae.
Daar is tans meer as 40 skole op die waglys vir IRS-kontakte volgens die ARISS-program.

INTERNASIONALE DAMESNET EERSKOMENDE VRYDAGAAND

Op Vrydagaand 8 Maart om 20:30 SAT sal 'n internasionale damesnet op 14,150 MHz met 'n herleiding op die 145,6125 herhaler in Gauteng plaasvind. In die Jan/Feb uitgawe van Radio ZS is die BHF-frekwensie as 145,475 MHz aangegee maar dit het intussen verander. Ander klubs is welkom om die verrigtinge op hulle klubherhalers te herlei ten einde hierdie gebeurtenis baie interessant en genotvol te maak.

KLUBNUUS

PORT ELIZABETH AMATEURRADIOVERENIGING

Die PORT ELIZABETH AMATEURRADIOVERENIGING gaan weereens hierdiejaar 'n uitstalling by die 2002 Sasol Wetenskapfees opstel.
Die fees vind plaas vanaf die 13de tot 19de Maart in Grahamstad. Om te verhoed dat die jeug deur die uitstal en gebruik van duur toerusting oorweldig word, gaan die PEARS-uitstalling die jeug hierdie jaar die geleentheid gee om 'n enkeltransistor morsekodesender te bou en toets. Al Akers ZS2U het alreeds verskeie kontakte met die prototipe sender gemaak.

Luister asseblief op 7030 kHz gedurende die Wetenskapfees en neem deel waar moontlik. PEARS verwelkom ook enige bystand, voorstelle,
amateurradio verwante gedrukte material en plakkate wat by die uitstalling gebruik kan word. Kontak Neil Thomas ZR2NT by E- pos:meltek_n@global.co.za indien u 'n bydrae kan maak.

ZS6PTA VLOOIMARK

Die Pretoria amateurradioklub hou hul herfsvlooimark op Saterdag 6 April 2002. Die vlooimark sal oudergewoonte op die Suidkampus van die Universiteit van Pretoria gehou word en let op dat die aanvangstyd 12:00 is. Almal is welkom

en kom woon gerus die grootste vlooimark in Suid-Afrika by. Skakel Almero ZS6RY by (012) 567 3722 of op 082 414 5164 indien u 'n tafel wil bespreek of aanwysing benodig om by die vlooimark uit te kom.

MUSEUMDAG - SASOLBURG RADIOKLUB

Die museumdag wat deur die Sasolburg radioklub op 30 en 31 Mei en 1 Junie gehou sou word is vir 'n onbepaalde tyd uitgestel weens die nie- beskikbaarheid van geskikte huisvesting daarvoor.

SARLNUUS bedank alle nuusbydraers, individue, klubs en ander organisasies vir bydraes tot hierdie bulletin en al die stasies wat so getrou die herleidings behartig.

Hierdie bulletin is saamgestel deur George ZS6NE en gelees deur vanuit as 'n diens aan radioamateurs, kortgolfluisteraars en elektronikaentoesiaste. Die SARL nooi u ook om Sondae om 10:00 na Amateur Radio Mirror International op 21560, 9750 en 7082 kHz en 145,750 MHz in die Pretoriagebied te luister. 'n Heruitsending kan Maandagaande om 20:00 SAT op 3215 kHz gehoor word. ARMI word deur Telkom en Sentech geborg. Die net van die President van die SARL is Sondae om 12:00 op 7082 kHz op die lug. U het geluister na ZS6SRL, dankie u dat u by ons aangesluit het. Hierdie Afrikaanse uitsending eindig nou en SARLNUUS wens u aangename week toe.

Totsiens almal.